WIKIPEDIA

# Minangkabau

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Minangkabau** (*Baso Minangkabau*, باسو ميناڠكاباو; letterlik: "taal van Minangkabau") is 'n Maleis-Polinesiese taal wat in Suidoos-Asië op die eiland Sumatra van Indonesië asook deur Minangkabau-emigrante in Maleisië gepraat word. Die taal word tans deur sowat 5,5 miljoen mense gepraat, hoofsaaklik Minangkabau, en is daarmee na Indonesies/Maleis, Javaans, Soendanees en Madoerees die vyfde belangrikste taal van Indonesië, maar geniet nie ampstaalstatus nie.

| Minangkabau<br>*Baso Minangkabau*, باسو ميناڠكاباو | |
|---|---|
| Gepraat in: | Indonesië<br>Maleisië |
| Gebied: | Suidoos-Asië |
| Totale sprekers: | 5,5 miljoen[1] |
| Taalfamilie: | Austronesies<br>Maleis-Polinesies<br>Kern-Maleis-Polinesies<br>Maleis-Soembawa<br>Maleis<br>Malay<br>**Minangkabau** |
| Skrifstelsel: | Javaanse skrif (histories)<br>Latyns en Arabies (tans) |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | *geen* |
| Gereguleer deur: | *Badan Pengembangan dan Pembinaan Bahasa* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | min |
| ISO 639-3: | min (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=min) |


Minangkabau in Arabiese skrif op 'n koninklike Minangkabau-seël van die 19de eeu

Minangkabau is verwant aan Balinees, Bandjarees, Chamorro, Indonesies/Maleis, Javaans, Madoerees, Palauaans en Soendanees. Dit is ietwat minder verwant aan Filippynse tale soos Cebuano en Tagalog (Filippyns) en het daarnaas nog 'n los verbintenis met Malgassies in Madagaskar.

Minangkabau word soms as 'n dialek van Maleis beskou, maar dit word nie algemeen aanvaar nie, hoewel die Maleise taal 'n groot invloed op Minangkabau uitgeoefen het. Dit word met die Latynse of die Arabiese alfabet geskryf. Vroeër is ook die Javaanse skrif, 'n Brahmi-skrif uit die Indiese skriffamilie, gebruik. Dit is verwant aan die Balinese skrif van die Balinese taal.

## Sien ook

- Minangkabau Wikipedia

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Minangkabau" (https://www.ethnologue.com/language/min) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191201154707/https://www.ethnologue.com/language/min) vanaf die oorspronklike op 1 Desember 2019. Besoek op 31 Augustus 2018.




**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Minangkabau.

*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Minangkabau&action=edit).*

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4281547-2 (https://d-nb.info/gnd/4281547-2) · NDL: 00567665 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00567665) |